WIKIPEDIA

# Wetenskap

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Wetenskap** verteenwoordig die gesamentlike uitdruklike kennis van die mensdom in terme van feite, verskynsels en wette wat ontwikkel is deur middel van waarneming, eksperimentering en logiese redenering. Vandag word die wetenskaplike metode gesien as die standaardmetode vir wetenskap, wat klem lê op die noukeurige waarneming, eksperimentering, meting, wiskunde en herhaling. Om as "wetenskap" te kwalifiseer moet 'n versameling kennis telkens deur onafhanklike waarnemers herhaal kan word. Wanneer die wetenskaplike metode op hierdie manier toegepas word, is daar sprake van "wetenskaplike navorsing" en die mense wat die navorsing uitvoer is "wetenskaplikes". Daar word dikwels onderskei tussen eksperimentele wetenskap (die waarneming en toetsing van kennis) en toegepaste wetenskap (hoe wetenskap in die daaglikse lewe benut kan word).

'n Wetenskaplike hipotese is 'n ingeligte raaiskoot rakende die karakter van iets, terwyl 'n wetenskaplike teorie 'n hipotese is wat deur herhaalde waarneming en meting bevestig is.

Wetenskaplike navorsing speel 'n groot rol in alle ontwikkelde lande en van hul wetenskaplikes word verwag om enige vindings in vaktydskrifte te publiseer. Hierdie tydskrifte het medewerkers wat al die feite in 'n artikel nagaan voordat dit gepubliseer word, maar selfs ná publisering word nuwe idees gewoonlik nie aanvaar voordat dit elders herhaal kon word nie.

## Sien ook

- Wetenskaplike metode

## Eksterne skakels

- 
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir wetenskap.
- *Understanding Science: how science "really" works* (http://undsci.berkeley.edu/)

*Hierdie artikel is 'n saadjie. Voel vry om Wikipedia te help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Wetenskap&action=edit).*

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNE: XX526275 (http://catalogo.bne.es/uhtbin/authoritybrowse.cgi?action=display&authority_id=XX526275) · BNF: cb11933232c (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11933232c) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11933232c) · GND: 4066562-8 (https://d-nb.info/gnd/4066562-8) · LCCN: sh00007934 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh00007934) · NARA: 10642032 (https://catalog.archives.gov/id/10642032) · NDL: 00571322 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00571322) |